SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA NUUS VIR SONDAG 2 AUGUSTUS 2020

Goeiemôre en welkom by die weeklikse nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga, gelees deur ________________________________ (jou naam, roepsein en QTH)

Die Suid-Afrikaanse Radioliga saai elke Sondag nuus bulletins in Afrikaans sowel as Engels om 08:15 en 08:30 Sentraal Afrika Tyd onderskeidelik uit op HF sowel as op verskeie BHF- en UHF-herhalers. Hierdie uitsendings word ook via Echolink herlei deur Johan, ZS6JPL. Die oudio en teks Bulletins kan afgelaai word vanaf die Liga webwerf by www.sarl.org.za. Om by die bulletin e-poslys aan te sluit , stuur 'n e-pos na die SARL Sekretaris.

In die nuus vandag:

DIE SARL HF FOON KOMPETISIE VANMIDDAG

AMSAT SA VIRTUELE RUIMTE-SIMPOSIUM OP 22 AUGUSTUS

en

DIE SARL BHF WERKSWINKEL OP 19 SEPTEMBER

Bly ingeskakel vir meer inligting oor hierdie en ander interessante nuus items.

Ons begin vanoggend met die nuus met ń stil sleutels.

Dit is met leedwese dat ons aankondig dat die sleutel van Grahame Robertson, ZR1HG op Dinsdag 28 Julie stil geword het. Ons betuig ons innige meegevoel aan sy familie en vriende.

POUSE

DIE SARL HF FOON KOMPETISIE VANMIDDAG

Die eerste van die SARL HF kompetisies is vanmiddag om 14:00 UTC op die lug. Dit is die HF-Foon kompetisie met aktiwiteit op 20, 40 en 80 meter tot 17:00 UTC. Die uitruiling is 'n RS-verslag en 'n opeenvolgende reeksnommer vanaf 001. Jy kan deelneem as 'n enkel operateur enkelband of 'n enkel operateur alle bande stasie, klubs kan deelneem as 'n multi-operateur enkelband of 'n multi-operateur alle bande stasie.

Elke QSO tel 1 punt, met 2 punte vir elke roep area wat per band gewerk word en 2 punte vir elke stasie op al drie bande gewerk. Trofeë word toegeken vir die eerste plek en die hoogste telling op 'n enkele band in hierdie kompetisie. Daar is 'n trofee vir die deelnemer in sy of haar eerste jaar op foon waarin hy die hoogste telling behaal het - dui aan wanneer jy die RAE geskryf het. Daar is ook trofeë vir die radio-amateur onder die ouderdom van 25 en vir die YL wat die hoogste telling in die drie kompetisies behaal.

Dien jou logstaat in ADIF of Cabrillo met 'n opsommings blad in of maak gebruik van die aflaaibare MS Excel-logstaat. Die logstaat moet die kompetisie

komitee by zs4bfn@mweb.co.za bereik nie later nie as 23:59 SAT op Sondag 9 Augustus. Raadpleeg bladsy 35 van die 2020 Blouboek vir die reëls.

TRU BAKEN NETWERK KAART DATA

Die Tru Baken Network (RBN) het 'RBN Map Data,' 'n oop bron-wêreldkaart van kolle met elke spoor wat per band kleur kodeer is, bekendgestel, besoek http://beta.reversebeacon.net/main.php. RBN-ontwikkelaar Pete Smith, N4ZR, sê die kaart funksie kan van tyd tot tyd van lyn wees, aangesien ontwikkelaars aanhou om daaraan te werk, en hy wil graag van gebruikers hoor, stuur vir hom 'n e-pos na n4zr@comcast.net. (ARRL-brief)

AMSAT SA VIRTUELE RUIMTE-SIMPOSIUM 22 AUGUSTUS 2020

AMSAT SA het sy jaarlikse RUIMTE-SIMPOSIUM omskep in 'n regstreekse aanlyn geleentheid wat van 10:00 tot 15:00 SAT op Saterdag 22 Augustus plaasvind, met 'n middagete breek om jou toebroodjies tuis te geniet. Burns Fisher, WB1JF sal aan die simposium vanaf die VSA deelneem met twee aanbiedings. In een van sy referate sal Burns 'n klein, maklik-om-te-ontplooi telemetrie-stasie genaamd 'Fox-in-a-Box' aanbied, 'n goeie manier vir amateurs om met 'n beskeie belegging aan die gang te kom met satelliet telemetrie-versameling.

Daar sal 'n aanbieding wees oor AMSAT OSCAR 7, die amateur satelliet wat die langste in bedryf is. Jy sal leer oor SATNOG's en hoe om duisende klein satelliete in 'n wentelbaan op te spoor en te dekodeer met eenvoudige hardeware/sagteware wat minimale uitleg benodig. Hannes Coetzee en sy span bied die jongste verwikkelinge in die AfriCUBE-projek aan.

Besoek www.amsatsa.org.za om te bespreek. As jy lid is van die SARL of AMSATSA en jy registreer voor 17 Augustus, sal dit jou slegs R30 kos.

Jy luister na  nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga

VUURTORING NAWEEK OP 22 EN 23 AUGUSTUS

Die 2020 Vuurtoring Naweek is nie gekanselleer weens die virus pandemie nie, dit word op Saterdag 22 en Sondag 23 Augustus by 'n vuurtoring naby jou gehou. Volg asseblief die inperkings regulasies. Op bladsy 49 tot 51 van die Augustus 2020-uitgawe van Radio ZS, vind jy 'n lys van Namibiese en Suid-Afrikaanse vuurtorings en die inligting oor die 2020 Suider-Afrikaanse Vuurtoring Toekenning! Stuur jou logstaat van alle QSOs wat op 22 en 23 Augustus (vuurtorings en ander radio amateurs) gemaak is na secretary@sarl.org.za teen Maandag 31 Augustus 2020. SARL Nuus dink dat die Umhlanga Rocks vuurtoring die maklikste een is om te aktiveer!

DIE SARL BHF WERKSWINKEL OP 19 SEPTEMBER

Die SARL BHF Werkswinkel sal van 10:00 - 13:00 SAT op Saterdag 19 September 2020 terugkeer met 'n aanlyn weergawe. Sommige van die onderwerpe wat behandel word, is vliegtuig verspreiding, 'n meervoudige bakenstelsel en nuwe

Yagis vir 2 meter en 70 sentimeter. Teken die datum aan en hou die SARL-tuisblad dop vir meer besonderhede.

TWEE NAELLOPE VOLGENDE NAWEEK

Die tweede been van die SARL JD Naelloop vind plaas van 12:00 tot 14:00 UTC op Sondag 9 Augustus, wat Nasionale Vrouedag is. Dit is 'n GG- en Foon Naelloop op die 40 meter-band en die uitruiling is 'n RS- of RST-verslag en JD of JM.

Die tweede been van die SARL Jeug Naelloop vind plaas van 12:00 tot 14:00 UTC op Maandag 10 Augustus, wat 'n openbare vakansiedag is. Internasionale Jeugdag is op 12 Augustus. Dit is 'n GG- en Foon naelloop op die 40 meter-band en die uitruiling is 'n RS- of RST-verslag en die ouderdom van die operateur. Al die Jong Radio Amateurs word aangemoedig om deel te neem en jy is welkom om 'n jong persoon na jou radiokamer te nooi om onder jou toesig deel te neem.

Vind die reëls op bladsye 55 en 56 van die 2020 Blouboek.

HOË-HOOGTE BALLON SAK GROND TOE

Op bladsy 12 van die Julie 2020 Radio ZS word die verhaal van Tom, W5KUB se hoë-hoogte ballon vertel. Die hoë-hoogte ballon het omstreeks 21 Julie tussen Groenland en Noorweë gesak na 72 dae se vlug en meer as drie omwentelings om die aarde. "Dit het 'n paar weke in die Arktiese gebied vasgeval en daar is lusse gemaak," het Tom Medlin, W5KUB, gesê. "Ons maak gereed om W5KUB-21, 'n SBS-13-ballon met litiumpolymeer (LiPo) battery, te lanseer. Die toets op die grond wys dat ons 24-uur-opsporing kry. Ons hoop om dit binne die volgende week of twee te begin." Volg die verrigtinge op http://w5kub.com/. (ARRL-brief)

KOMPETISIE UITSLAE

Elf log state is ontvang vir die Winter QRP-kompetisie wat op Saterdag 18 Julie gehou is. Twee van die log state was kontrole log state.

1ste Danie Schnetler, ZS6DPS - 160 punte

2de Kobus Boshoff, ZS6BOS - 100 punte

3de Dienie Schnetler, ZS6DNI - 48 punte

Baie dankie aan almal wat deelgeneem het en die 32 log state ingedien vir die ZS2 Naelloop wat op Sondag 19 Julie gehou is. 770 QSOs is gemaak - waarvan 143 met ZS2-stasies was.

1ste die Port Elizabeth Amateurradiovereniging, ZS2PE - 161 punte

2de Dave Higgs, ZS2DH - 100 punte

3de Andre le Roux, ZS2AL en Barry Nugent, ZS2NF - 98 punte

Die uitslae is in HF Happenings 910 gepubliseer.

HF VOORTPLANTINGSVOORSPELLING

Hannes Coetzee, ZS6BZP, berig dat die verwagte sonaktiwiteitsvlak laag gaan bly. Tans is daar twee sonvlekke sigbaar met eenvoudige magnetiese samestellings. Daar is 'n moontlikheid van geringe C-klas fakkels. Diegene wat hulle eie frekwensievoorspellings wil doen, kan 'n verwagte effektiewe sonvlektelling van een vir die week gebruik. Radio amateurs kan veral met sonsondergang DX openinge op die 20 en 30 m bande verwag. Besoek gerus die webtuiste spaceweather.sansa.org.za vir meer inligting.

Nou die Dagboek van Gebeure vir die volgende paar weke:

Vanmiddag - die SARL HF Foon kompetisie

9 Augustus - Nasionale Vrouedag en die Jeugdag Naelloop

10 Augustus - 'n openbare vakansiedag en die Jeug Naelloop

12 Augustus - Internasionale Jeugdag

12 tot 13 Augustus – die Perseids Meteor stort

15 Augustus - die SARL 95 40 m Klub Naelloop en die Oorwinning in die Stille Oseaan-dag

16 Augustus - die SARL HF Digitale kompetisie

22 Augustus - die AMSAT SA virtuele Ruimte Simposium en die AJV van die Namibiese Amateur Radioliga

22 en 23 Augustus - die Internasionale Vuurtoring en Ligskip naweek

29 en 30 Augustus – die SARL HAMNET Winter Oefening

30 Augustus - die SARL HF GG kompetisie

Om die bulletin mee af te sluit, 'n opsomming van ons hoof berig:

Die eerste van die SARL HF kompetisies is vanmiddag om 14:00 UTC op die lug. Dit is die HF-Foon kompetisie met aktiwiteit op 20, 40 en 80 meter tot 17:00 UTC. Die uitruiling is 'n RS-verslag en 'n opeenvolgende reeksnommer vanaf 001. Die reëls het verander sedert die kompetisie in 2019.

Dit bring ons aan die einde van hierdie bulletin.

Die Suid-Afrikaanse Radioliga se nuusdiens nooi klubs en individue uit om nuus brokkies van belang vir radio amateurs en kortgolf luisteraars in te dien. Plaas nuus berigte indien moontlik, in beide Engels en Afrikaans op die Suid-Afrikaanse Radioliga webtuiste onder die 'news inbox' skakel nie later as die Donderdag wat die bulletin datum voorafgaan nie.

Luister elke Sondagoggend om 10:00 Sentraal Afrika Tyd na "Amateur Radio Today." Daar is herleiding op 7 082 kHz laer syband en verskeie herleidings op BHF en UHF frekwensies regoor Suid-Afrika. 'n Heruitsending aangebied deur Andy ZS6ADY vind op Maandae aande om 19:30 Sentraal Afrika Tyd op 3 620

kHz plaas. Ons ontvang graag jou sein rapporte, kommentaar en voorstelle, stuur 'n e-pos aan artoday@sarl.org.za.

Jy het geluister na 'n nuusuitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga, saamgestel deur Dennis Green, ZS4BS, geredigeer deur Johan de Bruyn, ZS6JHB en gelees deur ..........................................................

Van die nuus span, die beste wense vir die week vorentoe.